SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 6 JULIE 2003

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

DXCC PRESTASIE

DIE VERPLIGTE INTERNASIONALE MORSEVEREISTE KOM TOT 'N EINDE

WêRELDWYE TOEKENNING VAN 200 kHz BY 7 MHz

DIGITALE RADIO (DRM) WêRELDWYD OP DIE LUG

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

DXCC PRESTASIE

Die ARRL het Bernie van der Walt, ZS4TX, hierdie week laat weet dat sy mees onlangse DXCC-aansoek aanvaar is. Bernie het nou krediet vir 334 lande, en kort net die Andaman-eilande, VU4. Baie geluk Bernie met jou prestasie.

Bernie sluit by Bushy Roode, ZS6YQ, in die tweede plek op die Ererol aan. Bushy kort net Jemen, 7O. Anders as Bernie, het Bushy ook al sy lande op stem bevestig, en hy beklee die hoogste posisie van al die Suid-Afrikaners op die Stem-Ererol.

Met die onlangse byvoeging van Ducie-eiland, VP6 is daar nou 335 hedendaagse lande op die DXCC-lys. (Berig ex ZS6EZ).

DIE VERPLIGTE INTERNASIONALE MORSEVEREISTE KOM TOT 'N EINDE

Die verpligte internasionale Morsekodevereiste vir toegang tot die HF-bande gaan tot 'n eibde kom. Colin Thomas, G3PSM, 'n raadgewer van die VK se afvaardiging na die WêreldRadiokommunikasieKonferensie van die ITU het op Maandag 30 Junie gerapporteer dat die verpligte Morsekodevereiste vir toegang tot die HF-bande aan die einde van die konferensie gaan verval. Indien enige administrasie egter van mening is dat die vereiste behou moet word, mag dit behou word. (Berig ex RSGB).

WêRELDWYE TOEKENNING VAN 200 kHz BY 7 MHz- MAAR NIE VOOR 2009 NIE

Besprekings oor veranderings aan die toewkennings rondom 7 MHz was uitgerek en moeilik met geen ooreenkoms tot op die laaste minuut. In 'n laaste minuut kompromis, is dit ooreengekom dat uitsaaiers in ITU streke 1 en 3 moet padgee uit die 7 100 tot 7 200 kHz bereik om vir die amateurradiodiens plek te maak. Die nuwe bandgedeelte sal vanaf 29 Maart 2009 aan die amateurradiodiens toegeken word, minder as ses jaar van nou af wat as vinnig in ITU terme beskou word. Alhoewel die kompromisoplossing tekort skiet op die IARU se mikpunt van 'n 300 kHz wêreldwye eksklusiewe band vir amateurs, sal dit die beskikbare spektrum vir amateurs in streke 1 en 2 by 7 MHz verdubbel. Amateurs in streek 2, die Amerikas, sal nie geaffekteer word nie, 7 000 tot 7 300 kHz sal nog steeds vir hulle beskikbaar wees. (Berig ex RSGB).

DIGITALE RADIO (DRM) WêRELDWYD OP DIE LUG

Die wêreld van die uitsaai-industrie is vir ewig verander op 16 Junie 2003, gedurende die ITU se WRK 2003, in Geneve.

Op daardie dag is die wêreld se eerste DRM uitsendings wêreldwyd deur van die wêreld se bekendste uitsaaiers gedoen. Stasies in die VK, Kanada, Duitsland, Kuweit, Frankryk, Nederland, Vatikaanstad, Swede, Amerika, Rusland, Wallis, Noorweë ens het deelgeneem.

Vir die volle agtergrond kan u gaan na:

http://www.drm.org/indexdeuz.htm; http://www.drm.org/newsevents/globpressreleas.htm; http://www.drm.org/newsevents/globpictures.htm.

Maar die interesantste van die hele oefening is die tegniese aspek van digitale AM-radio wat skynbaar die uitsaaiwese soos ons dit ken, geheel en al sal omkeer.

Die webblad het al die besonderhede sowel as voorbeeldlêers van klank, van die verskeie tegnieke en kwaliteite beskikbaar (bv 21 kHz bandwydte, stereoklank via kortgolf).

Hier is 'n paar uittreksels uit die webblad:

WAAROM IS DIGITALE RADIO NODIG ONDERKANT 30 MHz?

Daar is 'n wêreldwye neiging na die aanvaarding van digitale tegnologie in radio en kommunikasie, veral vir verspreiding en transmissie. Digitalisasie bied baie substansiële voordele aan nasionale/internasionale uitsaaiers en infosaaiers.

Ons is besig om die invoer van hoëkwaliteit sisteme in huise te sien. FM-klankuitsendings beweeg stadig na die DAB standaard. Maar die dekking op FM 88-108MHz (BHF) is beperk. Vir baie nasionale en internasionsale uitsaaiers word die voordele van 'n komplimentêre uitsaaisisteem onderkant 30 MHz baie duidelik. Die beperkte hoëtrou van die huidige AM-dienste is besig om te veroorsaak dat luisteraars na alternatiewe soek.

Implimentering van digitale radio in vandag se AM-bande (d.i. lang-, medium- en kortgolf) sal operateurs in staat stel om dienste te lewer wat suksesvol sal wees in beide bestaande sowel as toekomstige hoëkwaliteit dienste in ander dele van die bande.

Digitale uitsendings op kort-, medium- of langgolf (AM) het baie voordele in vergelyking met die konvensïonele analoogsisteme nou in gebruik.

VOORDELE VAN DIGITALE AM VIR LUISTERAARS

Klank met FM-kwaliteit met 'n AM bereik; Verbeterde klankontvangs; Buigbare gebruik van die radio waar en wanneer jy dit wil hê; Geen verandering in bestaande luistergewoontes: Dieselfde frekwensies, Dieselfde luistertoestande (vaste, draagbare en mobiele radio), Dieselfde luisteromgewing (binnenshuis, in stede, in digte bosse ens); Laekoste van die ontvanger, lae energieverbruik; Maklike instemming: met keuse deur frekwensie, stasienaam of programtipe; 'n groter verskeidenheid van programinhoud, met die gebruik van die volle moontlikhede van die nuwe digitale kenmerke; Wye ontvangerbereik met meer en beter kenmerke; Radios wat vir jou die program met die bygaande teksinligting, stasienaam, naam van opname, die sanger se naam ens sal gee

VOORDELE VAN DIGITALE AM VIR DIE VERVAARDIGERS VAN ONTVANGERS, SENDERS EN HALFGELEIERS.

Verlenging van die leeftyd van ouer AM-tegnologië; Geleentheid om die moontlikhede van nuwe gebiede van belang te identifiseer; Verhoging in die bemarkingspotensiaal van ontvangs en uitsaaisisteme; Om die optimale opbrengs op belegging te bepaal vir dubbele tegnologiesisteme vir lae data versendingstempo soos toegepas in nou-band versendingskanale, Die moontlikheid om koste-effektiewe ontwerp van toekomstige AM-radiosisteme te beïnvloed; Die moontlikheid om 2,5 biljoen ontvangers met digitale AM-ontvangers te vervang; Deur aktiewe DRM deelname in digitale AM ontwikkeling.

VOORDELE VAN DIGITALE AM VIR UITSAAIERS.

Voortgesette gebruik van bestaande uitsaaisisteme; Voortgesette (en meer effektiewe) gebruik van bestaande frekwensiebeplanning; Onafhanklike redaksionele beheer; Beheer oor die dekkingsgebied; Snelle en korttermyn buigsaamheid wanneer benodig; Geleenthede vir toegevoegde waarde met data, teks en ander dienste; Beter oudiokwaliteit vir luisteraars, waar hulle ookal bly; Verhoogde hoorderbelangstelling, veroorsaak deur verhoogde oudiokwaliteit en addisioenele dienste; Verhoogde belangstelling in advertering agv verhoogde luisteraarbelangstelling; As deel van DRM, aktiewe deelname

in die ontwikkeling van "digitale AM"-radiouitsending en die geleentheid om by te dra tot die implimentering van "digitale AM"-radio. (Berig ex ZS6KE).

LAASTE GELEENTHEID OM AMATEURRADIO SE UITBLINKERS TE VEREER

Daar bly nou slegs een week oor om u nominasies vir die Siemens Radioamateur-van-die-Jaar toekennings in te stuur. Die sluitingsdatum is 15 Julie. Die toekennings sal op 12 Augustus tydens 'n ontbytfunksie in Johannesburg gemaak word. Die wenners sal per vliegtuig na Johannesburg vervoer word indien hulle uit ander streke van Suid-Afrika kom.

Het u in u klub rondgekyk en die moeite gedoen om iemand te herken wat 'n betekenisvolle bydrae tot die bevordering of ontwikkeling van amateurradio maak, hetsy op tegniese of promosievlak? Is daar 'n jong radioamateur wat uit sy of haar pad gaan om amateurradio onder sy of haar ouderdomsgroep te bevorder? Indien u nognie rondgekyk het nie, moenie verder uitstel nie, daar mag 'n verdienstelike geval in u klub wees.

Verkry volledige besonderhede en 'n nominasievorm vanaf die SARL se webblad nl www.sarl.org.za of versoek dit per e-pos vanaf saardt@intekom.co.za of per faks vanaf 012 991 5651. (Berig ex ZS6AKV).

DATUMS OM TE ONTHOU

Sluitingsdatum vir benoemings vir Radioamateur-van-die-Jaar 15 Julie; Vlooimark in Pretoria op 2 Augustus, tafelbesprekings by Magda, ZS6MVW, Tel 012 386 4901 of Almero, ZR6RY, Tel 082 908 3359.

Dit bring ons dan aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur Gustav, ZS6BWN, en gelees is deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het. Baie dankie aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX